WIKIPEDIA

# Pterosourus

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

Die **pterosourusse** (van die Grieks πτερόσαυρος, *pterosauros*, "akkedis met vlerke") was vlieënde reptiele van die klade of orde **Pterosauria**. Hulle het van die laat-Trias tot die einde van die Kryt-periode (220 tot 65 miljoen jaar gelede) bestaan.[1] Pterosourusse is die eerste gewerweldes sover bekend wat kragtig kon vlieg. Hul vlerke is gevorm deur ’n membraan van vel, spiere en ander weefsel wat gestrek het van die enkels tot die drasties verlengde vierde vinger.[2]

Vroeë spesies het lang kake met tande gehad, asook lang sterte – terwyl latere spesies ’n baie korter stert gehad het en sommige het nie tande gehad nie. Pterosourusse was van verskillende groottes, van die baie klein *Nemicolopterus* tot die grootste vlieënde diere van alle tye, onder meer die *Quetzalcoatlus* en *Hatzegopteryx*.[3][4][5]

Pterosourusse word dikwels "vlieënde dinosourusse" genoem, hoewel dit nie korrek is nie. Die term "dinosourus" word beperk tot dié reptiele wat afstam van die laaste gemeenskaplike voorouer van die groepe Saurischia en Ornithischia (klade Dinosauria, wat voëls insluit). Daar is algemene konsensus dat dit die pterosourusse uitsluit.[6]

**Pterosourus**

**Tydperk: laat-Trias – laat-Kryt, 210–66 m. jaar gelede**

**T J K Pg N**



Replikas van *Geosternbergia sternbergi*: ’n wyfie links en ’n mannetjie regs.

**Wetenskaplike klassifikasie**

| | |
|---|---|
| Koninkryk: | Animalia |
| Filum: | Chordata |
| Orde: | †**Pterosauria** Kaup, 1834 |

**Subgroepe**

- †**Eopterosauria**
  - †*Preondactylus*
  - †Eudimorphodontimorpha
    - †*Austriadactylus*
    - †Eudimorphodontia
      - †*Peteinosaurus*
      - †Eudimorphodontidae
- †**Macronychoptera**
  - †Dimorphodontia
  - †Novialoidea

## Sien ook

- *Shenzhoupterus chaoyangensis*

## Verwysings


1. Wellnhofer, P. (1991). *The Illustrated Encyclopedia of Pterosaurs*. pp. 557–560. ISBN 0-86101-566-5.
2. Elgin RA, Hone DWE, Frey E (2011). “The Extent of the Pterosaur Flight Membrane”. *Acta Palaeontolocia Polonica* **56** (1): 99–111. doi:10.4202/app.2009.0145 (https://dx.doi.org/10.4202/app.2009.0145).
3. Wang X, Kellner AW, Zhou Z, Campos Dde A (2008). “Discovery of a rare arboreal forest-dwelling flying reptile (*Pterosauria, Pterodactyloidea*) from China”. *Proc. Natl. Acad. Sci. U.S.A.* **105** (6): 1983–7. doi:10.1073/pnas.0707728105 (https://dx.doi.org/10.1073/pnas.0707728105).

4. Douglas A. Lawson (March 1975). “Pterosaur from the Latest Cretaceous of West Texas: Discovery of the Largest Flying Creature”. *Science* **187** (4180): 947–948. doi:10.1126/science.187.4180.947 (https://dx.doi.org/10.1126/science.187.4180.947).
5. Buffetaut E, Grigorescu D, Csiki Z (April 2002). “A new giant pterosaur with a robust skull from the latest cretaceous of Romania”. *Naturwissenschaften* **89** (4): 180–4. doi:10.1007/s00114-002-0307-1 (https://dx.doi.org/10.1007/s00114-002-0307-1).
6. Benton, Michael J. (2004). "Origin and relationships of Dinosauria". In Weishampel, David B.; Dodson, Peter; Osmólska, Halszka (reds.). *The Dinosauria* (2nd uitg.). Berkeley: University of California Press. pp. 7–19. ISBN 0-520-24209-2.

# Eksterne skakels

- Pterosaur.net (http://pterosaur.net/index.php), verskeie aspekte van die pterosourus
- The Pterosaur Database (http://www.pterosaur.co.uk/), deur Paul Pursglove.
- Thunderbirds (http://creation.com/thunderbirds) (Aanduidings dat hierdie diere moontlik saam met mense geleef het.)

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Pterosourus.

| | |
|---|---|
| **Normdata** | BNF: cb12259225w (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb12259225w) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb12259225w) · GND: 4154768-8 (https://d-nb.info/gnd/4154768-8) · LCCN: sh85108569 (https://id.loc.gov/authorities/subjects/sh85108569) · NDL: 00574298 (https://id.ndl.go.jp/auth/ndlna/00574298) |